# VOORWOORD

Die geskiedenis van 'n gemeente word deur elke lidmaat gevorm wat vir 'n tyd van sy of haar lewe, deel uitgemaak het van daardie gemeente. Met die nagaan van die stukke tot ons beskikking, het ek hiervan baie deeglik bewus geword.

Hierdie oorsigtelike aanbieding van grepe uit die geskiedenis van die gemeente Bloemfontein wil geensins aanspraak maak op volledigheid nie. Belangrike dokumentasie het met die verloop van tyd verlore geraak, en daar is dikwels gedelf in die geheue van die ouer lidmate. Tog kon ons daarin slaag om 'n redelike oorsig te verkry oor die eerste vyf en sestig jaar van die gemeente Bloemfontein se bestaan.

Langs hierdie weg wil ek graag elkeen bedank wat hulle herinneringe met ons gedeel het. Veral die ouer lidmate se entoesiasme, en daardie vonkel in die oog wanneer hulle oor die “ou” dae praat, spreek boekdele!

'n Spesiale woord van dank aan die volgende persone:

- Mnre Riek van Rensburg en Nandor Sarkady van die Argiefbewaarplek van die Nederduitsch Hervomde Kerk van Afrika in Pretoria
- Dr J. Haasbroek by die Nasionale Museum in Bloemfontein vir vriendelike advies en hulpvaardigheid
- Mnr P.F. Wheeler en sy vriendelike personeel van die Vrystaatse Provinsiale Argief in Bloemfontein.
- Mev C.J. Botes van die Ned Geref Argief en Inligtingskantoor van die OVS vir die beskikbaarstelling van inligting rondom die NG Gemeente Waterbron, asook die Notules van die Ringsvergaderings van 1936 van die Ned Gereformeerde Kerk.
- Ons skriba, Dr Louis van der Westhuizen, wat al die gemeentenotules deurgewerk het, en op so 'n wyse 'n onskatbare bydrae gemaak het tot die historiese vaslegging van die gemeente se herkoms. Hy het so ook die weg gebaan vir moontlike verdere empiriese navorsing oor die gemeente.
- Prof Hannes Wessels wat met baie groot noukeurigheid die proefleeswerk gedoen het, en redaksionele aanbevelings gedoen het.
- Ds Ivan Katzke vir die inligting rondom die Studentegemeente, en die klankbord wat hy altyd is.
- Al die lidmate wat entoesiasties meegewerk het om hulle herinneringe te deel en foto's en dokumente beskikbaar te stel. Mev Lynette Saaiman, wat 'n jarelange verbintenis met die Nederduitsch Hervormde Sustersvereniging het, is 'n belangrike skakel tussen die vroeëre geslag dames wat die Tak gestig het. Haar bydrae word met groot dank vermeld.

Soos u, die leser, uit die bundel sal agterkom, het ons gemeente in die afgelope 65 jaar sy kwota interessanthede en kleurryke figure opgelewer. Ek vertrou dat u net soveel vreugde sal put uit die lees hiervan, as wat ek geput het uit die samestelling daarvan.

Mag Christus, wat self Sy kerk in stand hou, ons almal in Sy hand hou en hierdie gemeente bewaar tot by Sy wederkoms.

***Johan Nel***



# INLEIDING

Op Sondag 31 Oktober 2002 is die 65ste bestaansjaar van die Nederduitsch Hervormde gemeente Bloemfontein herdenk. Die amptelike stigting van die gemeente het plaasgevind op 20 Maart 1937.

'n Vyf en sestigste bestaansjaar word gewoonlik nie uitgesonder as feesgeleentheid nie, maar die besluit is geneem juis omdat daar nog soveel van die stigterslede is wat deel van die gemeente uitmaak. Ons kan dus nog deel in hulle ervarings, put uit hulle kennis, en saam met hulle delf deur die magdom herinneringe uit die verlede.

'n Volskaalse fees was dit nie; liewer 'n terugblik in dankbaarheid. Die geleentheid het saamgeval met Hervorming, waar ons gemeentes tradisioneel die deurkollektes oorbetaal aan die Bybelgenootskap van Suid Afrika. Die Kerkraad het dit daarom goedgedink om in aansluiting hierby, die tema van die erediens te laat wentel juis rondom dankbaarheid vir die prediking van die Woord wat vir 65 jaar elke Sondag in die gemeente van die kansel af ontvang is. Die hele gemeente het entoesiasties meegedoen aan die projek, en 'n mooi bedrag kon aan die Bybelgenootskap van Suid Afrika oorbetaal word.

Aan elk van die stigterslede is ook 'n Bybel oorhandig. Na afloop van die erediens het hierdie lidmate ook elkeen 'n boom voor die kerk geplant. Dié bome simboliseer groei. So sal ons en ons kinders in die jare wat voorlê, kan sien hoe Christus die groeikrag aan Sy gemeente skenk. En mag ons nooit diegene vergeet wat die eerste treë moes gee nie… Om die woorde van 'n stigterslid aan te haal: “Dit was 'n geloofsdaad”.



# 'N NEDERIGE BEGIN

# STIGTING

Die kort historiese oorsig wat hier volg kan nooit reg laat geskied aan die feitelikheid van die wel en weë van ons gemeente se omstandighede oor 65 jaar nie. Dit moet eerder gesien word as 'n poging om enkele grepe en interessanthede uit die verlede te boekstaaf.

Waar het die gemeente sy ontstaan gehad? Dit het reeds in 1925 begin met 'n…

***…"Eerste versoek aan lidmate om te reageer"***

In "De Hervormer" van 15 April 1925 verskyn die volgende briefie:

**STIGTING VAN 'N HERVORMDE GEMEENTE IN BLOEMFONTEIN**

***Met betrekking tot die behoefte wat daar gevoel word deur lede van die Hervormde Kerk wat in die Vrystaat woon, om 'n Gemeente in Bloemfontein te stig, word belangstellendes hiermee vriendelik versoek om aan onderstaande adres, naam en adres op te stuur van enige persoon wat van Hervormde oorsprong is, of wat wens om lid van die Hervormde Kerk te word.***

***J.P. GREYLING***
***P.K. Bus 335***
***"Lennox Huis"***
***Bloemfontein***

Nêrens kon vasgestel word of daar enige reaksie was nie, maar dit wil tog voorkom asof die versoek nie op dowe ore geval het nie. In "De Hervormer" van 15 Oktober 1925 verskyn die volgende beriggie:

***Op Sondag die 20ste September het die Hervormde lidmate in Bloemfontein en die van Marquard hier in Bloemfontein saam nagmaal gevier. Ds L.E. Brandt het al die dienste waargeneem. Sy eerwaarde het vir Sondag oggend diens 'n passende tekswoord gekies, "Komt herwaarts tot Mij, allen die vermoeid en belast zijt en Ik zal u rust geven," aanmoedigend en vertroostend was die preek. Die afwesiges het voorwaar veel gemis en die wat teenwoordig was, veel seën ontvang by dié sowel as by die ander dienste.***

***Broeders A. Wolmarans en M. le Roux met hulle familie het hulle die moeite getroos om van Marquard hierheen te kom, waar sommige lede in Bloemfontein dit te veel moeite geag het om op te kom. Saterdagaand is in die Gemeente Vergadering 'n Organisasie-Kommissie gekies bestaande uit die volgende broeders: D.J. Seymore; P.J. Doyle; M. le Roux (Marquard), J.P. Greyling en een broeder moet nog benoem word in Kroonstad om daar te werk.***

***Van die vyf kollekte kaartjies vir ons Weeshuis in Krugersdorp het £ 10.2.3 en 'n ander £1.15.9 opgebring. Die geld is aan Ds L.E. Brandt afgedra.***

***Die volgende nagmaal sal gevier word (D.V.) op 21 Maart 1926.***

***J.P.G.***

Die genoemde D.J. Seymore gee jare later in "Die Hervormer" van Mei 1972 sy weergawe van die totstandkoming van die gemeente in Bloemfontein, onder die opskrif

**SO HET BLOEMFONTEIN BEGIN**

**Toe ek nog in Kaapstad woonagtig was, moes my oudste seuntjie, Danie, in Pretoria gedoop word omdat daar geen Hervormde Kerk meer in Kaapstad was nie. My vrou is met die kleinding vooruit gestuur na Pretoria om reëlings te tref vir die doopplegtigheid, en ek sou later volg sodra ek my verlof sodanig kon reël om die geskikte treinaansluiting te bekom.**

**Ongelukkig het daar 'n haakplek met die verlof ontstaan en kon ek nie vir die bepaalde dag in Pretoria wees nie, en my vrou het toe met Dr. H.D. Broekhuizen gereël om die seuntjie die Sondagmore te doop tydens die Sondagskooldiens, waar sy vroeër as onderwyseres opgetree het. Haar moeder was daar omdat dit nog haar eerste kleinkind was, en my broers en ander vriende in Pretoria het haar bygestaan, terwyl die skaar van Sondagskoolkinders maar te gelukkig was om deel te neem in die doopplegtigheid van "Juffrou Henny" se seuntjie, en het dit veral interessant gevind dat 'n paar-maande-ou-seuntjie die baie name van "Daniël Johannes Doroteus Willem Maarten Seymore" moes dra.**

**Toe ons tweede seuntjie, Gerard op 20 Februarie 1924 in Kaapstad gebore is, was my vrou se moeder ook by ons, en ons het die doopprobleem dikwels met mekaar bespreek.**

**Toe ek een more Burgerkantoor toe gaan, loop ek Ds L.E. Brandt in Adderleystraat raak onderwyl hy op weg was na die sitting aldaar van die kinderwelsynsorganisasie. Ek vra hom dadelik of daar nie 'n moontlikheid bestaan nie dat hy, as Voorsitter van die Algemene Kommissie van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika, ons seuntjie in Kaapstad kan doop? Hy kyk op sy polshorlosie, en sê dat as ons kan reël om tydens etenstyd om 1 uur, alles gereed te hê, hy graag die seuntjie in ons woning sal gaan doop.**

**Ek spring dadelik om, en reis gou met die trein terug na Observatory en vra my vrou om 'n eetmaal te berei. En sodoende is klein Gerhardus Evert Jan Seymore daar in ons woning in Observatory gedoop en sy naam is in die kerkregister ingeskryf as dopeling van die Nederduitsch Hervormde gemeente van Heilbron, O.V.S., as die naaste Hervormde kerk vanaf Kaapstad.**

**Toe ons nou in Bloemfontein woonagtig was, en ek al 'n hele paar "Hervormers" raakgeloop het op my reise deur Marquard, Clocolan, Brandfort en Kroonstad, ens., het ek met hulle die wenslikheid bespreek om ook 'n Hervormde gemeente in Bloemfontein te stig.**

**Die geesdrif vir so 'n stap was so groot dat ek 'n brief gerig het aan Ds L.E. Brandt in Johannesburg, en toe hy maar te gewillig was om oor te kom vir so 'n funksie en ook sy beskikbare datums genoem het, is die vriende verwittig en op die betrokke datum is toe die eerste Nederduitsch Hervormde gemeente in die groot eetkamer van ons huis gestig, met 'n ledetal van 25 Hervormers uit genoemde distrikte.**

**Tans het Bloemfontein 'n sterk Hervormde Kerk, want ons het destyds net die aanvoorwerk daarvoor gedoen.**

# DIE EERSTE KERKRAAD VAN DIE NED. HERV. GEMEENTE, BLOEMFONTEIN NOORD

*Gestig 20 Maart, 1937*



Staande:
Diak. C.G.R. Rheeder, Diak. J.C. Hulme (Skriba Kassier), Diak. P.J. van Aswegen, Oud. F.E. Fourie, Diak. J.H. Saaiman, Diak. J.H. Viljoen, Oud. P.J. Kotze

Sittende:
Oud. A.L. van Wyk, Oud. J.G. Blignaut, Ds J.P. van den Berg, B.A., B.D. (Herder en Leeraar), Oud. J.C. Venter, Oud. A. Mohr.

Inlas:
Diak. I.S. v. Heerden, Oud. C.D. du Plessis, Diak. B. Saaiman

## 'n Verdere amptelike stigting

Of die 25 lidmate wat die oorspronklike stigtingsvergadering bygewoon het uit die distrikte wat in 1925 deur Ds L.E. Brandt gestig is, enigsins weer op georganiseerde wyse byeengekom het, is onduidelik. Die laaste verwysing was in “De Hervormer” van 15 Oktober 1925, waarin gemeld is dat daar nagmaal bedien is, en dat die volgende nagmaalgeleentheid beplan sou word vir 21 Maart 1926.

Dit wil dus voorkom of die genoemde byeenkomste doodgeloop het, en is die huidige gemeente amptelik gestig op 20 Maart 1937 in die skoolsaal van Hartbeesfontein, met 'n ledetal van 159. Die gemeente was aanvanklik bekend as die gemeente Bloemfontein-Noord.

Die lidmate van hierdie nuutgestigte gemeente het oorspronklik behoort tot die Nederduitse Gereformeerde Gemeente Waterbron, wat reeds in 1935 gestig is met kerksentrums te Bainsvlei en Hartbeesfontein. 'n Hewige gemeentestryd is kort na die Waterbrongemeente se stigting in dié gemeente ontketen toe die kerkraad, sonder raadpleging van die die gemeente, 'n standplaas vir 'n verdere kerksaal ongeveer halfpad tussen Bainsvlei en Hartbeesfontein aangekoop het vir die bou van 'n saal wat ook as kerk sou dien. Die ongelukkigheid onder 'n groot gedeelte van die gemeente was hoofsaaklik daarin geleë dat daar beide by Bainsvlei en Hartbeesfontein 'n saal bestaan het waarin die dienste gehou kon word. By Hartbeesfontein het die eienaars van die saal, wat uit 'n sinkstruktuur bestaan het, dit opgradeer deur dit met 'n baksteengebou te vervang, dit te vergroot en van elektrisiteit te voorsien. Desnieteenstaande het die kerkraad voortgegaan met hule beplanning en die besware van die meer as 300 lidmate geïgnoreer. Die standpunt van die beswaardes was dat daar nog 'n jaar of vyf gewag moes word alvorens daar met die bouery voortgegaan word, dat die beoogde terrein nie die mees geskikte was nie en dat hierdie saak eers deeglik op 'n gemeentevergadering bespreek moes word.

Die beswaardes het hulself georganiseer in 'n sogenaamde "Waaksaamheidkomitee" onder voorsitterskap van Koos Saaiman, met James Pietersen as sekretaris. Hulle poging om hul geskil met die kerkraad tot 'n punt te dryf was onsuksesvol. Die aksie is opgevolg deur 'n petisie aan die kerkraad wat deur 308 lidmate onderteken is, asook 'n appél na die Ringskommissie, eweneens sonder sukses.

Hierop was die breuk met die NG Kerk finaal en moes die beswaardes 'n ander uitkoms vind. Hierdie uitkoms het nie so dadelik gekom nie. Die beswaardes is gedreig, geïntimideer en verwyt. Gerugte het die rondte gedoen dat geen kerk hulle sou opneem nie, en dat hulle uiteindelik weer na die NG Kerk sou moes terugkom.

In 'n poging om duidelikheid in dié bitter onseker tyd te kry, het die Waaksaamheidkomitee 'n byeenkoms aan huis van Koos Saaiman gereël met die destydse skriba van die Nederduitsche Ring van Potchefstroom, Ds W.F.H. Huyzers. Tydens hierdie geleentheid is Ds Huyzers met vrae bestook oor die verskille tussen die Hervormde Kerk en die NG Kerk. Hierdie gespreksgeleentheid het uiteindelik gelei tot 'n amptelike versoek van die Waaksaamheidskomitee tot die Nederduitsch Hervormde Ring van Potchefstroom vir die stigting van 'n gemeente in Bloemfontein. Hierdie versoek het vervolgens 'n werklikheid geword.

**Die ander kant van die saak...**

In 'n gedenkalbum wat in 1984 deur die NG Gemeente Waterbron uitgegee is, word melding van die skeuring gemaak. Die volgende is so opgeteken:

***"Treurigheid op note, staan op eie pote... met 'n skeuring op hande...***

***[die skeuring] is 'n saak waaroor daar ongelukkig nie veel bekend is nie vanweë die verdwyning van die eerste notules. Ds Naude self lig die sluier effens oor hierdie ongelukkige gebeure: 'In die tyd van die konsulentskap van ds D.G. van der Merwe het die kerkraad reeds besluit om 'n kerk op 'n sentrale deel te bou. Die plek wat die kerkraad gekies het, was 'n deel van die Oranje nedersetting, soos dit genoem is. Dit was vyf morge wat oom Gawie Rossouw aan die kerkraad geskenk het. Nadat die plek gekies is, het daar egter verskil in die gemeente ontstaan'.***

***Uit 'n Ringsnotule [van die NG Ring] blyk dit dat alle lidmate nie tevrede was met die ligging van die kerkgronde en selfs één sentrale kerkgebou nie. 'n Beswaarskrif dienooreenkomstig is aan die voorsitter van die Ringskommissie oorhandig. Dit blyk verder dat 'n deel van die gemeente die Ringskommissie gevra het of hulle nie 'n eie predikant kan beroep nie. Die Ring het hulle egter nie gelyk gegee nie, en 'n skeuring het daarop gevolg. 'n Groot aantal lidmate het oorgegaan tot die stigting van die eerste Hervormde Kerk in die Vrystaat."*** *(Hierdie stelling is nie korrek nie; daar het reeds gemeentes van die Nederduitsch Hervormde Kerk in die Vrystaat bestaan, maar wel nog nie in Bloemfontein nie-red).*

Die eerste predikant van die nuutgestigte Hervormde gemeente was ds J.P. van den Berg. Hy was ook kapelaan in die weermag, en het soms vir etlike maande die troepe in die Noorde bedien.

**'n Paar maande later…**

In "Die Hervormer" van Januarie 1938 verskyn 'n beriggie uit die pen van J.C. Hulme, skriba-kassier van die gemeente, onder die opskrif

**"Bloemfontein-Noord".**

**"Sedert die stigting van hierdie jong gemeente was elkeen nog so besig dat ons nouliks tyd gehad het om van ons te laat hoor. Daar moes dadelik te werk gegaan word met die insameling van fondse, stigting van Sondagskole, organisasie, uitbreiding en honderd en een ding, sodat elkeen sy hande vol had.**

**Met ons wakkere leraar en gade, ds. Jac. P. van den Berg aan die spits en 'n jong gemeente besiel met groot dinge is daar gedurende die korte tydperk van slegs agt maande eenvoudig wondere verrig, waarvoor ons God al die eer toebring. Ons gemeente wat reeds etlike honderde lidmate tel brei uit, daarvan getuig ook die feit dat daar gedurig aansoeke kom van persone om as lede opgeneem te word. Behalwe in die gemeente word daar ook van tyd tot tyd in die buitewyke dienste gehou, t.w Soutpan, Kwaggafontein, Rodenbeck en Bloemfontein. Met die bou van ons pastorie waarmee daar 'n paar maande gelede 'n aanvang gemaak is, vorder dit fluks, hierdie pragtige gebou wat enig in sy soort in die omtrek is, staan alleen op 'n vyf morg plot en is voorwaar 'n bate waarop die gemeente met reg trots kan wees. Die gebou met die grond kos die gemeente plus minus £1400. Die gemeente het pas haar tweede halfjaarlikse basaar gehou en is vir die tydperk 1 Mei 1.1. tot op datum deur middel van die twee basare en bussie gelde alleen, die pragtige som van £363.11.5 ingesamel, maar nog meer, gedurende daardie tydperk is plus minus £550 deur die gemeente ingesamel, voorwaar 'n prestasie vir 'n gemeente van agt maande oud bravo Bloemfontein-Noord. Om hierdie dae van geldelike druk, droogte, ens. so 'n som bymekaar te bring vereis natuurlike en besondere kraginspanning en eendragtige samewerking van elke gemeentelid wat dan ook nie in die minste ontbreek het nie.**

**Besondere dank kom mevr. Van den Berg met die ywerige susters van die gemeente toe, vir wat hulle reeds tot stand bebring het."**

**EERSTE PREDIKANT**



*Ds. JP van den Berg*

**"Ons Gemeente Blad"**

'n Netjies gedrukte gemeenteblad met 'n versterkte buiteblad word aan die einde van 1938 uitgegee. Dit bevat 'n oordenking uit Openbaring 14:14 deur ds JP van den Berg, asook gemeentelike statistiek. Hierdie bladjie verskaf waardevolle inligting uit die pen van ds Van den Berg, onder die opskrif



Ons Gemeente Blad.

Hervormde

Ned. O. V. S. Kerk

Bloemfontein.

Vir die eerste helfte van 1939.

**"Nuus van die afgelope jaar".**

"1938 Was vir ons gemeente 'n jaar vol van gebeurlikhede. Op die eerste Saterdag van Februarie is die Pastorie bywyse van 'n funksie wat bestaan het uit toesprake en verskaffing van verversinge ingewy. Uit die stemming wat aan die dag gelê was het dit duidelik geblyk dat die lede trots en dankbaar was.



NED. HERV. KERK

BLOEMFONTEIN.

PROGRAM

VAN

DIENSTE 1938.

Jan. 2 : 10 v.m. Hartebeesfontein. Stad 7.30 n.m.
,, 9 : Stigting van Ottosdal.
,, 16 : 10 v.m. Bainsvlei. Hartebeesfontein 4 n.m. Stad 7.30.
,, 23 : Nagmaal te Wolmaransstad.
,, 30 : Bainsvlei 10 v.m. Hartebeesfontein 4 n.m. Stad 7.30 n.m.

Feb. 5 : Inwyding van Pastorie 3 n.m. Voorbereidingsdiens en bevestiging van Kerkraadslede : Stad 7.30.
,, 6 : Nagmaal Stad 10 v.m.
,, 13 : Nagmaal te Bloemhof.
,, 20 : Bainsvlei 10 v.m. Hartebeesfontein 4 n.m. Stad 7.30 n.m.
,, 27 : Nagmaal te Christiana.

Maart 6 : Hartebeesfontein 10 v.m. Stad 7.30 n.m.
,, 13 : Bainsvlei 10 v.m. Hartebeesfontein 4 n.m. Stad 7.30 n.m.
,, 20 : Hartebeesfontein 10 v.m. Stad 7.30 n.m.
,, 27 : Bainsvlei 10 v.m. Hartebeesfontein 4 n.m. Stad 7.30.

April 3 : Hartebeesfontein 10 v.m. Stad 7.30 n.m.
,, 10 : Bainsvlei 10 v.m. Hartebeesfontein 4 n.m. Stad 7.30.
,, 17 : Ringsitting en Nagmaal te Wolmaransstad.
,, 23 : Belydenis Katekisasie begin 7.30 n.m.
,, 24 : Bainsvlei 10 v.m. Hartebeesfontein 4 n.m. Stad 7.30.
,, 30 : Voorbereidingsdiens en Jaarlikse Gem. Vergadering : Hartebeesfontein 7,30 n.m.

Mei 1 : Nagmaal Hartebeesfontein 10 v.m.
,, 8 : Bainsvlei 10,30 v.m. Hartebeesfontein 3,30 n.m. Stad 7 n.m.
,, 15 : Hartebeesfontein 10,30 v.m. Stad 7 n.m.
,, 22 : Bainsvlei 10.30 v.m. Hartebeesfontein 3,30 Stad 7 n.m.
,, 29 : Nagmaal te Christiana.

**Ds. Jac. P. v. d. BERG,**

**Bainsvlei.**

**Nagmale**: Vier keer is in die jaar Nagmaal gehou en met elke geleentheid was dit duidelik dat die gemeente 'n vaste lewensgroei besit. Met elke Nagmaal is nie minder as 25 name afgelees van persone wat in hierdie Voortrekkergedenkjaar by die kerk van die Voortrekkers kom aansluit het, sommige selfs wat woon by Brandfort, Ladybrand en Kafferrivier. Ons heet hulle van harte welkom. Ook ons hartelike dank vir die hulp van Di Vermooten, Bierman en Storm by die Nagmaalsgeleenthede.

**Voortrekkerfeeste:** By hierdie fees waar hulde gebring is aan die Voortrekkers moes die Hervormde Kerk van die OVS ongelukkig die vernedering smaak om nie alleen nie toegelaat te word om saam te werk nie, maar moes ons nog boon-op belediging en verguising smaak. [*Opmerking: die reëlingskomitee van die feeste het nie van enige Hervormde predikant of spreker gebruik gemaak nie. Die kerkraad het hulle misnoë in 'n sterk bewoorde brief aan die stadsraad bekendgemaak. Die oorspronklike brief word onder geplaas-red].* Maar hoe dit ookal sy die geskiedenis van die Voortrekkers sal ons altyd dierbaar bly want dit is te danke aan hulle standvastigheid en moed dat vir die nageslagte tot selfs in Midde-Afrika bewaard gebly is:- die Kerk wat hulle op hulle pad saamgebring het die Nederduits Hervormde Kerk.

Geagte Redakteur,

Op 'n gewone gemeentevergadering van die Ned. Herv. gemeente te Bloemfontein op die aand van 9 Februarie, waarop kerkraadslede gekies is en die finansiele verslag behandel is, is ook die komende Van Riebeeckfeesvieringe te Bloemfontein bespreek. Na bespreking is besluit om aan beide koerante 'n skrywe te rig in die verband vir publikasie, na die feesvieringe.

Volgens die offisiele program het N.G. predikante nege keer, N.G. Naturelle sendeling een keer, Geref. predikante twee keer en Engelse predikante vier keer by verskillende geleenthede opgetree. Hierteenoor is aan die Herv. Kerk geen enkele geleentheid gegun nie. Of die genoemde predikers verteenwoordigers van hul kerke of gemeentes, of op grond van persoonlike bekwaamheid opgetree het, die Herv. gemeente voel steeds dat beledigende diskriminasie vir 'n onbekende rede, geskied het. Op hierdie handelwyse kan geen samewerking gebou word nie. Samewerking rus op erkenning en respek en nie op miskenning nie. In die offisiele program is die Ned. Herv. gemeente misken.

<u>Kom uit Holland</u>.

As kerk wat uit Holland kom en deur Jan van Riebeeck hier geplant is, as kerk wat deur die Voortrekkers uit Kaapland gebring is na die O.V.S. en Transvaal, as kerk wat deur die Republieke van Transvaal en die O.v.S. erken is as Staatskerk, as kerk wat veel saam met ons volk gely en verduur het, kan ons nie met die optrede van die Feeskomitee saamgaan nie. Ons kerk se mond is gesnoer - waarom? Ons vind dit jammer.

Ons mag klein wees in die O.V.S. maar ons is deel van die liggaam van Christus en deel van ons volk in Suid-Afrika.

Sou die Bloemfonteiners, as geheel, nie 'n beter geleentheid gehad het om 'n gesamentlike fees-erediens in die stadsaal by te woon het as in een besondere kerk, behorende tot een besondere gemeente nie?

Dieselfde mate van diskriminasie is na verwys in 'n brief in "Die Vaderland" van 20 Oktober 1938 gedurende die Ossewatrek. Ons opregte hoop en bede is dat hierdie houding sal verander - maar wanneer?

SCRIBA.

Charlesstraat 95,
Bloemfontein.

**Finansies**: Hoewel dat elkeen sy bes moes doen, was ook die stoflike belang van ons gemeente 'n groot sukses. Verlede jaar 1937 was die inkomste van die gemeente vir die nege maande van Maart tot Desember £463, terwyl dit vanjaar tot op die einde van Oktober staan op nie minder as £674. Tesame met die gelde wat nog in Desember sal inkom, sal die totale inkoms van die jaar gemaklik op £700 te staan kom! Mooi so broers en susters, so lyk saamwerk!"

Vorm No. 274 (D.)

Die Standard Bank van Suid-Afrika, Beperk.

Vertroulik.

BLOEMFONTEIN. Tak.

17 September....... 1949.

Mnr. I.B. Saaiman,

"De Aar",

P.K. NORTHFIELD.

Waarde Heer,

Ter inligting het ek die eer u daaraan te herinner dat 'n waarborg vir £300.... geteken deur uself, Mnr. D.B. Lombard, J.J. van Aswegen, J.H. Saaiman, M.J. Wolmarans, J.C. Brewis, A.A. Pienaar. J.L.C. Thompson, N.J. Cohen, J.J.D. Senekal, J.F. Pietersen en G.S. Pienaar. deur hierdie Tak gehou word as sekuriteit vir die skulde van Nederduitse Hervormde Kerk van Afrika.

aan hierdie Bank, en u sal my verplig as u so goed wil wees om die aangehegte vorm van erkenning so spoedig dit u gelee is onderteken en terug te stuur.

Die uwe,

Bestuurder

**Die eerste jare…**

Ten spyte van die voorafgaande geskiedenis en tekortkominge het die gemeente tog gegroei soos onder andere blyk uit die bywoning van vergaderings: die kerkraad was meestal voltallig by vergaderings, en nooit sonder verskoning afwesig nie.

In 1944 is slegs een katkisant "bekwaam gevind" om lidmaat te word, maar tydens die November nagmaal was daar elf. Melding word gemaak van lidmate op Kimberley, Kroonstad, De Aar, Petrusburg, Trompsburg, Dewetsdorp, Wesselsbron en Brandfort, wat hulle bydraes aangestuur het na Bloemfontein.

In "Die Hervormer" van 20 Julie 1945 berig die Skriba die volgende:

**"Vir hierdie gemeente was die 5de en 6de Mei .1. 'n hoogtepunt van vreugde en dankbaarheid vir seëninge van die Heer van die Kerk ontvang:**

**Eerstens het die gemeente die besondere voorreg gehad om Nagmaal te vier. Die preke is algar deur Ds Smit van Christiana waar geneem, behalwe die slotdiens, Sondagmiddag deur ons leraar ds. Van den Berg. Die woorde wat gebring is het getroos, geinspireer en moed vir die toekoms gegee. Die opkoms was pragtig.**

**Tweedens, met hierdie geleentheid is basaar gehou en die insameling van die finale bydraes tot delging van die kerkskuld ingehandig. Die opbrengste was die mooi bedrag van £900. Dit is die resultaat van vier jaar van inspanning, geduld, moed, onvermoeide ywer en deursettings vermoë van die kant van ons leraar en sy gade aan die eenkant en die gewilligheid, samewerking en onvermoeide ywer en inspanning van die kant van die susters, kerkraadslede en elke lid van die klein gemeente. Met hierdie bedrag, te same met die vorige insameling van fondse vir hierdie doel, kan die kerkskuld nou uitgedelg word, voorwaar 'n heerlike en groot seën uit die hand van die hemelse Vader ontvang Dis weer 'n mylpaal in die geskiedenis van hierdie gemeente, wat nie wegkwyn nie, dog sterker word.**

**Derdens het hierdie gemeente verdere rede om bly en dankbaar te wees, want die gedagte dat ons leraar moontlik die beroep na Kenya sou aanvaar, het as 'n sombere gedagte van weemoed oor die gemeente gehang. Die besluit om nie die beroep aan te neem nie, het die vreugde en dankbaarheid van die gemeente grootliks vermeerder. Mag die Here die verdere werk van ons leraar en sy gade dubbel in die toekoms seën…"**

In 1946 is 'n Sondagskoolsuperintendent aangestel. Ouderlinge is versoek om die Sondagskool geleenthede gereeld by te woon.

# NED. HERVORMDE KERKRAAD, BLOEMFONTEIN

***Met ontvangs van Ds. Roos en afskeid van Ds. van den Berg.***
***11 September 1948***

*Eertste ry:* Ds. GJJ Roos, Ds. JP vd Berg, Ds. WJ Roos (Ermelo).
*Tweede ry:* AA Pienaar, JB Saaiman, JP Pietersen, JH Saaiman, JLC Thompson, JC Brewis, JJ van Aswegen.
*Derde ry:* NJ Cohen, GS Pienaar, JC Grobbelaar (Petrusburg), DB Lombard.
*Vierde ry:* C. Slabbert, KHJ Joubert, JJD Senekal.
*Inlas:* J Hugo, WD vd Sandt, MJ Wolmarans.

## Ingebruikneming van die Petrusburg kerkie in die vroër vyftiger jare.



*Heel links:* Mev. Susan van Jaarsveld, en haar vader Oom Ben Britz (kerkbouer), *Op kansel:* Ds. GJJ Roos en sy broer, Ds. WJ Roos. Hul eggenotes verskyn heel regs.

**'n Nuwe kerkgebou**

Die eerste kerkgebou is gedurende 1947 verkoop teen 'n bedrag van £22 000. 'n Boufonds is gestig met die oog op die bou van 'n moderne en doelmatige kerkgebou. Op Saterdag 6 Augustus 1949 is die hoeksteen van die nuwe kerkgebou gelê onder groot belangstelling uit die kerk in die breë, asook die gemeenskap van Bloemfontein. Susterskerke sowel as die stadsraad het groeteboodskappe oorgedra. Die verrigtinge is vooraf in "Die Hervormer" van 20 Julie 1949 onder die hofie "*OFFISIEëL*" as volg aangekondig: "**Hoeksteenlegging: Nuwe Kerkgebou, Bloemfontein. Die hoeksteenlegging van die gemeente Bloemfontein vind plaas op Saterdag, 6 Augustus 1949, om 2.30 nm. Alle leraars en Kerkrade van ons Kerk word vriendelik uitgenooi**."

Dit is ook gedurende hierdie tyd dat 'n jeugvereniging, genaamd die "Jongeliedevereniging" in die lewe geroep is.

**Volgende predikante**

Die eerste leraar van die gemeente, Ds J.P. van den Berg het intussen sy regstudies voltooi, en het die begeerte uitgespreek om voltyds as advokaat tot die regsberoep toe te tree. Gevolglik het hy as leraar die gemeente verlaat.

Hy is opgevolg deur

| | |
|---|---|
| Ds G.J.J. Roos | 1948 tot1953 |
| Ds T.F. Dreyer | 1953 tot 1956 |
| Ds H.M.J. Kramer | 1956 tot 1959 |
| Ds (later Prof) P.J.T. Koekemoer | 1960 tot 1964 |
| Ds (later Prof) J.J. Engelbrecht | 1964 tot 1968 |
| Ds F.H. van der Merwe | 1968 tot 1972 |
| Ds G.C. van Staden | 1969 tot 1970 |
| Ds S.J. van der Westhuizen | 1972 tot 1979 |
| Ds G.J.W. van der Merwe | 1979 tot 1981 |
| Ds W.J. Slabbert | 1981 tot 1989 |
| Ds Z.C. Robberts | 1981 tot 1983 |
| Ds (later Prof) I.W.C. van Wyk | 1984 tot 1993 |
| Ds J.J. Dreyer | 1993 tot 2001 |
| Ds I. Katzke | 2000 tot op hede |
| Dr J. Nel | 2001 tot op hede |



# Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika

GEMEENTE BLOEMFONTEIN

GESTIG 1937



# Hoeksteenlegging

van die

## Nuwe Kerkgebou

HOEK VAN CHARLESSTRAAT
EN MURRAYLAAN



*SATERDAG, 6 AUGUSTUS 1949, om 2.30 n.m.*

# Program:

1. VERWELKOMING .... Ds. G. J. J. Roos
2. FEESREDE .... Ds. A. J. G. Oosthuizen (Voors. van die H.E. Alg. Kom.)
3. OORHANDIGING VAN TROFFEL deur Argitek aan die plaaslike Predikant.
4. HOEKSTEENLEGGING .... Ds. G. J. J. Roos
5. GELUKWENSINGE:
   (a) Namens Ned. Herv. Kerk.
   (b) Namens N. G. Kerk .... Ds. J. H. van Loggerenberg
   (c) Namens Gereformeerde Kerk .... Ds. S. P. van der Walt
   (d) Namens Presbyteriaanse Kerk .... Ds. D. McRae
   (e) Namens Methodiste Kerk .... Ds. C. E. Wilkinson
   (f) Sy Edelagbare, die Administrateur van die O.V.S. .... Dr. S. P. Barnard
   (g) Sy Edele, die Burgemeester van Bloemfontein .... Raadslid J. W. du Plessis
   (h) Verteenwoordiger van A.V.B.O.B. (wat die Hoeksteen aan die Gemeente geskenk het).
6. BEDANKINGS .... Oudl. J. H. Saaiman
7. AFSLUITING MET GEBED EN DIE SING VAN GES. 12 : 1.
8. INHANDIGING VAN DANKOFFERGAWES.
9. VERVERSINGS TE KOOP, VERSKAF DEUR N.H.S.V.

# KERKINWYDING
# 10 FEBRUARIE 1950


*Pastoriepaar*
Ds. en Mev. GJJ Roos





*Die gemeente*




*Kerkraad*


*Boukommissie*

# 25-JARIGE JUBILEUMFEES 1937 TOT 1962

Om die 25 jarige bestaan van die gemeente te herdenk, is daar gedurende die naweek van 11 tot 13 Mei 1962 het werklik fees gevier. Drie van die vier vorige predikante het die geleentheid meegemaak, en hulle teenwoordigheid was vir die aanwesiges baie kosbaar, want is daar gesê: "*...hulle was medebouers van hierdie gemeente*".

Die verrigtinge het op Vrydagaand 11 Mei afgeskop met 'n onthaal in die Clarendonsaal wat deur ongeveer 500 persone bygewoon is.

Namens die NG Kerk in die Vrystaat het ds P.S.Z. Coetzee gepleit om eenheid in Christus. Hy het melding gemaak van die geweldige uitdagings waarvoor die Afrikaner te staan gekom het. Ds J.C.T. Snyman van die Gereformeerde gemeente Bloemfontein-Noord het daarop gewys dat die groei van die Hervormde Gemeente des te meer merkwaarig is as daar gedink word aan die tyd van geestelike vervlakking wat ondervind word.

Raadslid R. Greyling, burgermeester van Bloemfontein, het gesê dat hoewel Bloemfontein bekend staan as 'n kerkstad, moes die Afrikaners, al behoort hulle aan drie verkillende kerke, nogtans saamstaan.

Die jubileumfees se program is verder opgehelder deur klavieritems, 'n Sondagskoolkoor en 'n koor deur die susters. Die susters het almal verras deur Gesang 12 en die NHSV- lied te sing.



*Huidige en vorige leraars*
Di. TF Dreyer,
GJJ Roos,
JP van den Berg,
PJT Koekemoer



*Eerste Predikant en Ouderlinge*

# GROEIFASE EN AFSTIGTING

In die volgende jare het die gemeente 'n konstante groei in lidmaattal beleef, in so 'n mate dat daar besluit is om 'n tweede gemeente af te stig.

Die nuwe gemeente sou die naam "Bloemfontein-Wes" kry, terwyl die oorspronklike gemeente "Bloemfontein" gebly het. Daar is egter besluit dat die nuwe gemeente die bestaande kerkgebou sal gebruik, terwyl die Bloemfontein gemeente die Kapél van die AVBOB begrafnisondernemer gebruik het vir eredienste.

Later, met die ontwikkeling van nuwe woonbuurte in die Suide van Bloemfontein, het dit geblyk dat die Bloemfontein-Wes gemeente eerder 'n nuwe gebou in dié gebied moes oprig. Sodoende het die oorspronklike gemeente weer die "ou" kerkgebou teruggekry.

Ook die bediening van die lidmate het meer gespesialiseerd geraak. Ds Z.C. Robberts het as Weermagkapelaan diens gedoen, terwyl ds G. van der Merwe vir die studente en siekes in hospitale verantwoordelik was.

In Mei 1981 word 'n pastorie in Plettenbergstraat 9 aangekoop teen 'n bedrag van R94 000. 'n Aantal jare later is die pastorie met 'n afsonderlike sit- en eetkamer vergroot.

'n Aantal notuleboeke uit hierdie tydperk van die gemeente se geskiedenis het ongelukkig weggeraak, wat dit moeilik maak om die geskiedenis getrou weer te gee. Die volgende is egter bekend:

Na die vertek van ds G. van der Merwe word ds W.J. Slabbert in sy plek beroep. Na die afstigting van Bloemfontein-Wes was die kerkraad van oordeel dat die nuwe gemeentegrense Bloemfontein-Wes onregmatig bevoordeel het. In die lig hiervan het die Administrateur van die Kerk en die voorsitter van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering 'n ter plaatse ondersoek geloods, en besluit dat die tweede leraar van Bloemfontein vir 'n tydlank gesubsidieer sou word.

Vanaf 1982 is 'n Nasionale dienspligkapelaan aan die gemeente toegesê. Gedurende November van daardie jaar word kennis geneem dat goeie werk onder die studente gedoen word. Binne die gemeente begin barmhartigheidswerk georganiseerd raak. Die NHSV behartig hospitaalbesoeke sowel as die onderskraging van bejaardes.

Gedurende Maart 1983 word genotuleer dat die erf wes van die kerk aangekoop behoort te word teen 'n bedrag van R8 000. Daar word ook gemeld dat daar ook in Brandfort grond bekom behoort te word te word vir toekomstige uitbreiding.



*Ingebruikneming van die kerkgebou van die afgestigte Bloemfontein-Wes*

Gedurende Mei 1984 word Ds I.W.C. van Wyk in die gemeente ontvang. In hierdie tyd is heelwat beplanning gedoen rondom die insameling van fondse.

Die wysiging van gemeentegrense het telkens weer op die agenda verskyn om albei gemeentes "lewenskragtig en ekonomies vatbaar" te maak. Intussen vorder die Bybelstudiegroepe by die studente goed en word hulle van kassetbande voorsien waar die predikant nie teenwoordig kan wees nie. In hierdie tyd het die Hervormde Studentevereniging ook 'n nuusbrief begin.

Vroeg in Februarie 1991 word die goeie nuus verneem dat Bloemfontein-Wes bereid is om 145 lidmate (80) besoekpunte aan Bloemfontein gemeente af te staan. Daar is onmiddelik beplan om diegene gemeentelik sowel as sosiaal in te skakel. Mettertyd is 'n ietwat kleiner getal verwelkom, maar steeds met groot dankbaarheid.

Na die vertrek van Dr I.W.C. van Wyk, word Ds J.J. Dreyer in November 1992 na die gemeente beroep. In notules word gereeld waardering en dankbaarheid teenoor Ds Dreyer uitgespreek vir sy harde werk en opofferings. Lidmate wat Bybelstudies bywoon getuig dat hulle dit baie verrykend vind.

In dié tyd word ook kennis geneem dat daar ontwikkelaars is wat in die gemeente se kerkerf belangstel aangesien die stad in 'n westelike rigting begin uitbrei. 'n Nuwe kerkgebou sou na beraming R3,5 miljoen kos.

# Einde van 'n era: Die ou kerkgebou word gesloop











*Ds. Jaco Dreyer, Ds. Willem Slabbert, Oom Lou en Tannie Katrien van der Walt*

**Die nuwe kerk in Langenhovenpark**

Ontwikkeling van die stadsgebied na die weste van Bloemfontein het in so 'n mate gebeur, dat die ou kerkgebou later heeltemal verswelg is. Die eens afgeleë kerkgebou, omring deur veld, het 'n gesogte stuk grond geword. Benewens die waarde van die grond, het dit ook bykans onmoontlik begin word om op Sondae eredienste te hou, vanweë die lawaai van die verkeer en ander bedrywighede.

Gevolglik is daar in samesprekings gegaan met die ontwikkelaar wat in die grond belanggestel het, en is daar besluit dat 'n ruiltransakisie die mees gewensde sou wees. In ruil vir die grond waarop die kerkgebou staan, moes 'n nuwe kerk teen spesifieke vereistes daargestel word. Die kerkgebou moes sitplek bied aan sowat 600 tot 700 lidmate, oor 'n saal en kategeselokale beskik, asook 160 parkeerruimtes vir motors. Vir hierdie doel is 'n kerkerf in Langenhovenpark, een van die belangrike groeipunte van die stad wat behuising betref, bekom.

Op Dinsdagoggend, 7 September 1999 is die eerste sooi vir die nuwe kerkgebou gespit. Die predikant van die tyd, Ds Jaco Dreyer, het by die geleentheid uit Psalm 24 gelees, en 'n gebed gedoen.











Ds. Jaco Dreyer by die hoeksteen



# 65 ste bestaansjaar: Stigterslede plant elk 'n boom


*Abel Hermanus van Vuuren*


*Andries Saaiman*


*Harry Greeff namens boukommissie*


*Johanna Hoffman Greyling*


*Susanna Elizabeth van Jaarsveld*


*Hendrik Adolf Sauerman Saaiman*


*Nicolaas Jakobus Cohen*


*Francina Johanna Everts (gebore Greyling)*


*Bartolomeus Saaiman en gesin*


*Beatrix Hester Nothnagel (gebore van Aswegen) en gesin*


*Barend Cloete Stevens*


*Ds Ivan Katzke*


*Dr Johan, Ilse, Carmi en Werner Nel*



*Kerkraad op 31 Oktober 2002*

*Ned. Herv. Sustersvereniging op 31 Oktober 2001*

# NEDERDUITSCH HERVORMDE SUSTERSVERENIGING

***Saamgestel deur Lynette Saaiman***

Deur die jare het die Nederduitsch Hervormde Sustersvereniging (NHSV) 'n reuse bydrae tot die gemeente gehad. Die NHSV van Bloemfontein bestaan reeds sedert die stiging van die gemeente in 1937. Die amptelike stigting van die Sustersvereniging het plaasgevind op 8 November 1939, onder leiding van die predikantsvrou, Mev van den Bergh.

Op 14 September 1947 word ook die Mooihoek tak vir buitestedelike vrouelidmate gestig. Vergaderings word aan huis van verskillende lede gehou. Mev M. Saaiman was die voorsitter van dié tak tot en met die ontbinding daarvan in 1966. Tant Miem, soos sy bekend was, is steeds 'n legende in die gemeente, tesame met haar eggenoot, Oom Koos Saaiman. Van die ouer dames kon mooi hekel en het gewoonlik 'n mooi artikel gebring waarop die susters 'n gelukkige nommer kon trek, en so is fondse ook ingesamel. Teegeld is gehef, asook vrywillige donasies. Sodoende kon die Mooihoek tak elke jaar 'n mooi bedrag oorbetaal aan die hooftak.

Kenmerkend van die vergaderings was die besprekings vir die doel van fondsinsameling, asook bedrywighede rondom die kerk, soos die hoeksteenlegging van die kerkgebou op 3 Augustus 1949.

Die susters se harde werk was 'n onuitputlike bron van inkomste. Gedurende 1956, gedurende die tyd van Ds H.M.J. Kramer, het hulle juis dus weer 'n bedrag van R200 bewillig vir die aankoop van 'n yskas vir die pastorie. Telkens word in kerkraadsnotules melding gemaak van die ywer van die dames, dat hulle op stadiums die Diens van barmhartigheid ten volle oorgeneem geneem het, toerusting aangekoop het vir die skoonmaak van die kerkgebou, en dies meer.

In 1959, toe die orrel herstel moes word, was die Susters die eerste om 'n bedrag van R1 600 vir dié doel te skenk.

Tydens die Republiekfees in 1961, doen die NHSV spyseniering teen 30 sent per kop, en die totale inkomste beloop R90. Straattafels was sedert die vroegste jare aan die orde van die dag.

Vergaderings is gekenmerk deur allerlei demonstrasies en opvoedkundige lesings waarby die dames baat kon vind. Kongresse is getrou bygewoon.

# NED. HERVORMDE SUSTERSVERENIGING 1953



*Voor:* Bestuurslede Mevv. J Borcherds (Jnr.) Tesouriere Stad Afdeling: M Zwaan (Hoof Visie-Sekretaresse); C Cloete (Sekretaresse Stad); CM Edeling (Voostitter Stad); Mev. Ds. HE Roos (Presidente); M Saaiman (Visie-Presidente, Voositter Mooihoek Afdeling); AE Pienaar (Hoof Sekretaresse); Mej. Issie Saaiman (Hoof Tesouriere); Mevv. L Pienaar (Bestuurslid); ME Bendie (Bestuurslid).

*Middel:* Mevv. H Borcherds (Snr.); H van Biljon; M Schultz; M Slabbert; D de Villiers; J Thompson; J Kriel; P Lock; MJ Benade; S van Wijk.

*Agter:* Mejj. A Pienaar; M Talmay; Mevv. J Brewis; P Botha; P Louw; H Frankot; A Victor; L vd Merwe; EC Saaiman.

# DIT ONTHOU ONS...

Die jare het verbygesnel. En so het talle lidmate gekom en gegaan. Van diegene wat nog in ons midde is, onthou onder andere die volgende:

Oom Abel van Vuuren onthou hoe hy as jong seun met sy fiets gery het om te kollekteer. So het hy selfs so vêr as Sannaspos en Dewetsdorp gekollekteer. Die finansiële nood was groot, en daarom moes elkeen skouer aan die wiel sit. So het Oom Abel 'n reuse bedrag van £6 bymekaargemaak! Maar die dominee het gesê elke pennie help!

Oom Callie Hugo roep veral die Sondgskool in herinnering. By tye het hulle in die pastorie in Bainsvlei Sondagskool gehou. Sondagskoolpieknieks is by die Modderrivier gehou, waar almal gesing, gespeel, en vleis gebraai het. Groot vrolikheid het altyd daar geheers.

Anchen Repko (neé Van den Berg) onthou as kind die Tweede Wêreldoorlog, en dat dit ook in die Gemeente sy neerslag gevind het. Die predikant van die tyd het met uniform en rooi lissies op die kansel verskyn, wat vir baie aanstoot gegee het. Verder onthou sy die mooi kaartjies wat die Sondagskool aan die kinders uitgedeel het wat hulle versies mooi kon opsê. Ons haal haar aan: “En hier is ons nou in 'n lieflike kerkgebou en 'n saal. Ook klaskamers en parkering vir ons motors, sonder om deur modderpoele te loop. En die groot luukse: ondervloerse verhitting in die winter. Is ons nie bevoorreg nie!”

Tannie Susan van Jaarsveld, wat vanjaar 90 jaar oud geword het, onthou hoe haar vader ook 'n leidende rol gespreel het in die totstandkoming van die gemeente, en spesifiek Petrusburg. Haar vader het graag brug gespreel, en die die NG Kerk waarvan hy op daardie stadium 'n lidmaat was, het hierdie kaartspelery onaanvaarbaar gevind, en so is hy geen keuse gelaat as om aansluiting by die Nederduitsch Hervormde Kerk te vind nie. Oom Ben, soos hy bekend gestaan het, was boukontrakteur van beroep, en het talle skoolgeboue in en om Bloemfontein gebou. Hy het ook op 'n stadium vir 4 maande op Petrusburg gaan woon om die huidige kerkie wat vandag nog in gebruik is, op te rig. Hiervoor is slegs die beste materiaal gebruik, ook vir die vloerplanke, want, onthou sy dogter vandag nog, “…my pa het geleef vir die Hervormde Kerk…”.

Oom Lou en Tannie Katrien van der Walt is vir meer as 42 jaar reeds lidmate van die gemeente. Oom Lou druk hulle verbintenis met die gemeente uit as “…'n stukkie hemel…” . Hy maak ook melding van die finansiële posisie wat somtyds benard was, maar die eensgesindheid onder die lidmate om iets daaraan te doen.

Oom Boet en Tannie Suzie Werner, wat ook reeds sedert die vyftigerjare lidmate is, onthou ook die harde werk. Onder moeilike omstandighede en met min geriewe, is daar gebak en spysenierings aangepak… wondere verrig. Van Mev (ds) Koekemoer onthou Oom Boet hoe sy altyd haar skoene uitgeskop het en aan die werk gespring het.

Oom Hennie en Oom Bart Saaiman se ma het hulle gedreig, dat as hulle nie stilsit nie, die dominee hulle met sy gesangeboek gaan gooi… Hulle onthou ook hoe hulle as kinders by die kerkbasaar in die stad 5 pennies betaal het vir poeding, 'n pennie per skeppie.

Oom Lappies en Tannie Gezina Labuschagne is ook baie jare lank by ons. Oom Lappies het bekendheid verwerf vir die konfyt wat hy vir die basaars gekook het, en Tannie Gezina natuurlik vir die heerlike likeur wat sy maak.

Tannie Hillie Frankot wat tans een van ons oudste lidmate is het as jong vrou haar eggenoot vanuit Nederland gevolg na Suid Afrika, as gevolg van die Tweede Wêreldoorlog. Sy en haar kinders, waarvan die jongste maar 'n paar maande oud, het op die heel laaste boot vertrek. In die nuwe, vreemde omgewing was die kerk vir hulle 'n ware anker.



# DIE BEARBEIDING VAN STUDENTE IN BLOEMFONTEIN 'N PAD SAAM MET BLOEMFONTEIN GEMEENTE

***Ds Ivan Katzke***

Teen die tyd dat die gemeente Bloemfontein-Studente op 30 Julie 1989 gestig word, was daar alreeds 'n lang pad wat die bediening aan studente in Bloemfontein geloop het.

Die stigting van die gemeente Bloemfontein-Studente het die nodige erkenning gegee aan die belangrikheid van hierdie bediening vir die Kerk en dat daar met die nodige ondersteuning van sinodale vlak 'n effektiewe en lewensvatbare bediening kan bestaan.

Die gemeente het altyd, behalwe vir 'n paar lidmate soos die predikant en sy gesin, eksklusief bestaan uit studente. Die kerkraad en al sy komitees asook al die ander ampsdraers van die gemeente was studente, en dit was altyd 'n besondere ervaring om te sien hoe jong gelowiges volwaardig gemeente kan wees.

Die gemeente was gesetel op die kampus van die Universiteit van die Oranje Vrystaat, die gemeentekantoor was hier en dit was ook die plek waar die eredienste plaasgevind het. Vir baie jare was die Albert Wessels Ouditorium of die AWO soos die lokaal algemeen bekend gestaan het die "kerkgebou" vir die gemeente. Daar was oggend- en aanderedienste gehou, en in die era van nasionale diensplig toe die dienspligtiges van Tempe ook deel van die gemeente was selfs twee aanddienste op 'n Sondag vanweë die groot getalle.

Aan die begin van 1998 het die gemeente sy eredienste begin hou in die kerkgebou van Bloemfontein gemeente. Die verskuiwing was genoodsaak deur die veranderende omstandighede op die kampus van die Universiteit, die lokale soos die gemeentekantoor en die AWO was nie meer gratis beskikbaar nie en die huurkoste was buite die bereik van die gemeente. Die reëling met Bloemfontein gemeente was dat die aanderedienste gereël sal word deur die studente gemeente. Hierdie verskuiwing is moontlik gemaak deur die goedgesindheid van die kerkraad en gemeentelede van die gemeente Bloemfontein.



*Eerste Doopplegtigheid van die gemeente:*

*Danie en Jeanette Basson doop hul dogtertjie, Jeanie, gebore 12/07/1989.*

*Predikant: Danie Jordaan*

# *STIGTINGSDAG*
## *30 Julie 1989*



**Eerste nagmaal 28 Mei 1989 in die AWO**

V.l.n.r.: Willem Hogendyck, Ds. Willem Slabbert, Ds. Danie Jordaan, Jan van der Merwe, Frikkie Heever, Claudie le Roux, Carolien de Beer.



**Ringsverteenwoordigers: Stigtingserediens 30 Julie 1989**

V.l.n.r.: Oudl. Frik Coetzer, Oudl. Wessel Jansen, Prof. Koekemoer, Ds Willem Slabbert, Ds. Lewis Strauss, Oudl. AJ Steyn, Ds. Danie Jordaan, Ds. Gert van der Merwe.



Gaste tydens Stigtingsgeleentheid:

V.l.n.r.:
Ds Willem en Ria Slabbert - Studentepredikantspaar
Ds Danie en Alitha Jordaan - NDP Kapelaan
Ds Gert v.d. Merwe - Meyerton Gemeente
Ds Viccie le Roux - NG-Studente Gemeente
Prof Willem J. Richards - Oud-Visie Rektor
Prof en Mev FP Retief - UOVS Rektor
Dr en Mev JCS van Wyk - Bloemfontein Gemeente
Ds en Mev J Ayres - Bloemfontein-Wes Gemeente
Ds en Mev Steenkamp - Potchefstroom Studenteleraar
Ds Lewis Strauss - Port Elizabeth Gemeente





*Oud-Herkovsies woon ons Stigtingsgeleentheid by:*

*Nelie Labuschagne — CJ van Wyk*
*Conrad Saaiman — Morelise Coertze*

Teen die middel van 1999 het dit duidelik geblyk dat die vlak van subsidie wat die studente gemeente tot op daardie stadium van die Raad van Finansies ontvang het nie sou voortgaan nie. Aan die einde van 1999 het die studente gemeente die realiteit in die gesig gestaar dat daar nie meer 'n voltydse predikant beskikbaar sou wees nie en dat die gemeente nie meer as 'n selfstandige gemeente sou voortbestaan nie. Na 'n bietjie meer as dekade as 'n selfstandige gemeente het die Gemeente Bloemfontein-Studente op 31 Desember 1999 opgehou om te bestaan en het die studente weer deel geword van die gemeente Bloemfontein. Die konstante veranderings waaronder die bearbeiding van die Hervormde studente van Bloemfontein oor meer as 'n dekade gedoen is, sou ook voortgaan in die nuwe formele bestel.

In die bestaan van die gemeente was daar uit die aard van die saak talle unieke en kosbare situasies en voorvalle wat waarskynlik alleen sal voorkom waar 'n klomp studente bymekaar is:

- Nagmaal by kerslig (omdat daar 'n kragonderbreking dié betrokke Sondagaand op die kampus was),
- Nagmaal met gesondsheidsbrood pleks van die normale Nagmaalsbrood (omdat die koster [ook 'n student] vergeet het om die brood gereed te kry),
- 'n besondere aangrypende begrafnisdiens uit die AWO wat deur studente van alle kerke bygewoon is toe een van ons lidmate na 'n lang siekbed gesterf het,
- die jaarlikse eerstejaarsverwelkomingfunksies,
- die besoeke aan die Sand du Plessis teater en die kuier daarna by die pastorie,
- die huisbesoek aan studente tot laat nagte,
- die gesprekke met studente wie se lewe “verby” is na 'n liefdestelleurstelling,
- die jaarlikse gemeentekampe,
- die gereelde staptoere,
- die Bybelstudies en die diep gesprekke oor geloof,
- die angs en spanning van finalejaarstudente voor hulle finale eksamens,
- die afskeidneem van 'n kind wat 'n student en toe 'n mens geword het en wat die nou oppad is om die wêreld in te vaar,
- die ervaring as 'n ouderling (3de jaarstudent) huisbesoek by die pastorie kom doen en vir jou as dominee bid!

# KOSTELIKHEDE

Aan interessante en ligter oomblikke het dit ook in die afgelope 65 jaar van die gemeente se bestaan nie ontbreek nie. Kan iemand dalk nog die volgende insidente onthou?

- Soos die ouderling wat die gemeente en kerk verlaat het (kort na stigting), omdat die predikant die persepsie van haastigheid tydens huisbesoek geskep het. Verder het die dominee ook 'n drankie gebruik op huweliksonthale, en kaart gespeel - iets wat die betrokke ouderling ook gedoen het, maar nie in die openbaar nie!
- Die eerste Ringsitting in die gemeente was 'n groot gebeurtenis. In "Ons Gemeente Blad" van 15 Mei 1939 word die volgende berig:

***RINGSITTING***

***Terwyl dit die eerste keer in die geskiedenis was dat die Gemeente Bloemfontein as gasheer sou optree van 'n Hervormde Ringsvergadering, wou ons die geleentheid nie laat verbygaan sonder om aan die afgevaardigdes ons gasvryheid te betoon nie. So is die afgevaardigdes dan op Vrydag more, 28 April, in die Stadsaal 'n ontvangs aangebied, waarvoor die susters, wat daarmee belas was, alle eer en dank toekom. En nadat verversinge genuttig was, is die afgevaardigdes deur die Stadsraad na Mazelspoort geneem, waar almal onder die skaduryke bome in gesellige groepies rond gewandel het totdat die tyd vir die middagmaal aangebreek het, en almal sig goed kon doen aan die saamgebringde padkos. En om drie uur was almal weer veilig terug om sig gereed te maak vir die aanvang van die vergadering van die H.E. Ring.***

- 'n Groot mylpaal word in dieselfde tyd bereik onder die opskrif: "TELEFOON IN DIE PASTORIE. Vir almal wat al in die verlede, miskien vir siekte of enig iets anders, met die predikant in aanraking wou kom sal dit seker 'n blye tye tyding wees om te verneem dat die telefoon eerlang in die pastorie geinstalleer sal word. Sodra as wat dit gebeur het sal ons deur middel van Ons Gemeente Blad die nommer aankondig."

- Vir die nuwe kerk waarvan die hoeksteenlegging op Saterdag 6 Augustus 1949 plaasgevind het, is 'n "orgelis" aangestel, 'n taak wat tot op daardie tydstip deur die predikantsvrou behartig is.

Deel van 'n gemeente se geskiedenis is die staaltjies van dinge wat oor die jare deel uitmaak van die uniekheid van die gemeente.

So is daar tydens 'n kerkraadsvergadering in November 1948 besluit teen …"die pos van bewyse van lidmaatskap aan lastige lidmate…" .

'n Ouderling is volgens die notule van 1951 weens dronkbestuur uit sy amp onthef. 'n Egpaar het voor die kerkraad bely oor 'n kindjie wat "voor die tyd gebore" is waarna besluit is dat die baba tog gedoop mag word.

Na die verterk van Ds G.J.J. Roos is verskeie beroepe deur predikante van die hand gewys, waarna die kerkraad tot die slotsom gekom het dat die dominees nie 'n beroep wou aanneem nie omdat daar geen motorvoertuig beskikbaar was sodat hy sy ampswerk kon verrig nie! In hierdie jaar is 'n baba ook in die konsistorie gedoop “weens behoeftige omstandighede”. In 'n ander geval is op versoek van 'n egpaar besluit dat die diaken en sy vrou “kon staan as doopouers”.

Gedurende 1953 is die orrelis se salaris verminder, waarop hy geen reaksie getoon het nie, behalwe deur vir twee Sondae nie te begelei nie! Hierop word sy diens summier opgeskort.

'n Voormalige kerkraadslid was erg beswaard omdat sy bedanking aanvaar is terwyl hy nog graag wou dien! Tydens die vergadering van 10 April 1954 word genotuleer dat die broeders “ruikende na sterk drank” nie by die kerk behoort op te daag nie.

'n Kerkraadsvergadering van 1954 vermeld *in camera* dat geen wyn in die toekoms uit die kerk verwyder sal word nie, en dat dié wat na Nagmaal oorbly, in die afvoerpyp gestort sal word!

Tydens 'n kerkbasaar op die kerkterrein in Donald Murraylaan het 'n ouderling 'n gemeentesuster, geklee in 'n langbroek, berispe met die woorde: “'n Mens loop nie met 'n broek by die Kerk nie!”

Dit, net om maar 'n paar te noem…

# Ander interessanthede

- Eerste inskrywing in die lidmaatregister: *Charel Daniël du Plessis, gebore 29 Januarie 1875*
- Eerste inskrywing in die doopregister op 21 Maart 1937 (dus 'n dag na gemeentestigting): *Martha Magdalena Griessel, gebore 23 Oktober 1936. Doopouers: Berend Daniël en Anna Magrietha Griessel.*
- 'n Dankdag vir vrede is op 25 Desember 1945 gehou, na die Tweede Wêreldoorlog.
- Tydens 'n gemeentevergadering in September 1948 is besluit dat die predikant se munisipale rekening en telefoon voortaan uit gemeentefondse betaal sou word.
- Die eerste kerkgebou was 'n skoolsaal, wat deur die kerkraad by President Steynskool opgerig is. Die ooreenkoms met die skool was dat die saal ook as skoolsaal gebruik kon word op voorwaarde dat daar nie in die saal drank gebruik of gedans mag word nie.
- Die eredienste is later verskuif na die middestad van Bloemfontein. Die ou tabaksaal het gedien as erediensplek.
- Planne vir die “nuwe” kerkgebou met 500 sitplekke teen R60 per kop is deur die Pretoriase argitek, Mnr Vermooten voorgelê en aanvaar, en die hoeksteenlegging het in 1949 plaasgevind.
- Die eerste uitsaaidiens het op 19 Februarie 1950 plaasgevind.
- Finale rekening vir die kerk se oprigting:

| | |
|---|---|
| Gebou | R28 114 |
| Banke | R 2 686 |
| Argitek | R 1 700 |
| Totaal | R32 500 |

- Teen 1953 is daar op 13 plekke Sondagskool gehou met 139 kinders deur 18 onderwysers; 850 dooplidmate en 500 belydendes.
- 'n Afrikaanse kanselbybel is op 2 Mei 1954 in gebruik geneem.

- Tydens die Algemene Kerkvergadering van 1957 is besluit dat mans- en vrouelidmate voortaan saam aan die Nagmaaltafel mag aansit. Vrouelidmate sou ook voortaan stemreg op alle vergaderings hê!
- Die eerste Bybelstudiegroep is in 1961 gestig. Die opkoms was egter nie na wense nie, en die predikant, Ds P.J.T. Koekemoer roep weer eens die lidmate op om te deel in hierdie aktiwiteit.
- Basaar 1961: Vleis sal teen die volgende bedrae verkoop word: Skaap@50c, wors @46c en hoender @50c(!)
- Misdsaad op die kerkterrein! Gedurende 1962 is 'n motor by die kerk se parkeerterrein gesteel, en met 'n ander gepeuter. 'n Besluit volg dat 'n kragdraad na 'n paal op die parkeerterrein aangelê sal word, om die terrein saans daar te verlig.
- Die gemeente wil in 1962 sy 25 jarige bestaan vier, maar, waarsku die leraar, siele moet vir Christus gewen word, want die gemeente is "geestelik oortrokke".
- Met groot trots word gedurende Junie 1964 kennis geneem dat Ouderling P. Repko tot die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering verkies is.

*'n Baie besondere foto: 'n Bloemfonteiner en 'n oud-Bloemfonteiner, boonop skoonpa en skoonseun saam op die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering: Agter, 5de van links, Dr P. Repko en 7de van links sy skoonvader, R.J. vd Bergh.*

NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK VAN AFRIKA

**KOMMISSIE VAN DIE ALGEMENE KERKVERGADERING**

**25 November 1964**



*Agter (links na regs):* Mnr. A.B. van N. Herbst (Administrateur); Oudle. P.S. Dreyer; D.P.J. van Schalkwyk; H.A. Smit; P. Repko; J.C. Oelofse; R.J. v.d. Bergh; B.J. Engelbrecht; P.J. Basson; P.W. van Staden.

Voor (links na regs): Di. J.G.M. Dreyer; A.J. Nolte (Vissie-Voorsitter); A.J.G. Oosthuizen (Voorsitter); P.M. Smith (Scriba); J.P. Oberholzer (Visie-Scriba); P.W. Venter

- Op die kerkraadsvergadering van 13 Februarie 1965 word vermeld dat die lidmaattal reeds 700 is.

- **Pastorieë deur die jare**:

Die eerste is opgerig in Bainsvlei. Daarna, nadat die Kerkgebou in 1950 in gebruik geneem is, is 'n huis te Donald Murraylaan 21 aangekoop. Dié is later weer verkoop en 'n huis in Drommedarissingel 11, Dan Pienaar, is aangekoop. Later is 'n huis in dieselfde omgewing te Van der Stelstraat 3A laat bou wat in Augustus 1954 voltooi is. Na die verkoop van dié huis, is die huidige pastorie in Plettenbergstraat 9 in 1981 aangekoop. Intussen, na die opheffing van die studentegemeente, het die kerkraad ook die studentepastorie te Paul Krugerlaan 100 afbetaal, en het hierdie eiendom die gemeente sodoende toegeval. Met die aankoms van 'n predikant in 2001, is die pastorieë beide op lang kontrak verhuur, en is 'n huis te Borckenhagensingel 18, Westdene, aangekoop.



*Eerste pastorie in Bainsvlei*




*Donald Murryrylaan 21*


*Drommedarissingel 11*


*Van der Stel straat 3A*


*Plettenbergstraat 9*


*Paul Krugerlaan 100*


*Borckenhagensingel 18*


*Ds. Ivan en Cecilia Katzke en Joubert*


*Dr. Johan, Werner, Carmi en Ilse Nel*

# Herinneringe...

Twee van ons oud predikante deel enkele herinneringe met ons:

- Prof Theo Koekemoer onthou die winter van 1960, toe hy en sy gesin die pastorie in Van der Stelstraat 3A betrek het. Dit was veral die koue en die swart ryp van daardie wat daardie jaar wat onthou word (hulle vorige gemeente was Pietersburg!). Die warm harte van die lidmate het egter vir die koue vergoed, want, onthou Prof Koekemoer hoe 'n hele aantal motors hulle buite Bloemfontein ingewag het, en na die pastorie begelei het. Hy het ook dikwels op Petrusburg dienste waargeneem, en onthou hoe Tannie Greyling, die moeder van Frances Everts, saamgegaan het om die orreltjie te bespeel. Politieke praatjies was op daardie stadium aan die orde van die dag, soveel so dat die dominee 'n lidmaat reggehelp het deur te sê dat hy nié die beleid van enige politieke party verkondig nie, maar vir Christus! Tydens huisbesoek was dit opvallend dat in die een huis 'n foto gehang het van Generaal Smuts, en net in die volgende huis weer 'n foto van Dr Malan! Die verhouding met die NG Kerk het ook in dié tyd sodanig verbeter dat kanselruil ook plaasgevind het. Groot waardering het bestaan dat Dr Pietie Kotze, 'n NG Kerkleier teenwoordig was met Prof en Mev Koekemoer se afskeid.

- Ds F.H. van der Merwe (predikant 1968 tot 1972) onthou die afstigting van die nuwe gemeente. Voortaan sou Bloemfontein in AVBOB se kapel eredienste hou. Hiermee was Tannie Marthie Greylingh nie gediend nie. Haar beswaar was: "Wat van al die kiste? En lyke?" Dominee het mooi gaan praat en daardie Sondagaand was Tannie Marthie in die kerk. Waarom Bloemfontein se krag op daardie tydstip onderbreek moes word, weet nugter. By 'n gaslamp word die erediens voortgesit. Al die kiste was in 'n pakkamer opgestapel. Tydens die diens gaan die deur van die pakkamer oop, en ten aanskoue van Tannie Marthie val 'n kis tot by haar...

  Hartseer was daar ook. Ds Van der Merwe was betrokke by die Weermag. Een Sondagaand het 'n dienspligtige kom gesels oor sy vrees vir sy eerste valskermsprong wat die volgende dag sou plaasvind. Die dienspligtige het nog daardie aand sy moeder vanaf die pastorie geskakel. Die volgende dag, tydens die sprong, het die valskerm nie oopgegaan nie, en het hy noodlottig verongeluk. Dit was volgepakte en uiters stimulerende jare.



*Hele gesin in die kerkraad: Boet en Suzie Werner en hulle dogter Erika. Suzie was die eerste vroueouderling in die gemeente.*



*Mev. Runa Edeling was vir 25 jaar lank onafgebroke orrelis van die gemeente.*



*Oom Hennie en Frances Everts. Oom Hennie was sedert 1970, kassier in beide die gemeentes, Bloemfontein en Bloemfontein - Wes.*

# VANDAG EN DIE TOEKOMS...

Bloemfontein beleef tans 'n bloeitydperk. Die nuwe kerkgebou is, soos vroeër gemeld, geleë in een van die snelgroeiende gedeeltes van die die stad. Nuwe ontwikkelings vind op groot skaal plaas, en veral nuwe meenthuise word gebou. Dit stel groot uitdagings aan die gemeente, veral wat die Apostolaat aanbetref.

Dit is met groot dankbaarheid dat ons kan getuig van strukture binne die gemeente wat in plek geval het en goed funksioneer. Die NHSV maak steeds die Kerkraad se hande sterk, nie net materieël nie, maar veral ook wat die Barmhartigheidsdiens betref., Bybelstudiegroepe, vir die gemeente sowel as die studentelidmate is aktief, en pogings word aangewend om lidmate in homogene groepe te akkommodeer.

Buitedienste word steeds gehou, asook wyksbyeenkoste wat 'n besondere band tussen gemeentelede smee.

Daar bly egter altyd ruimte vir verbetering, en die toekoms sal steeds nuwe uitdagings aan die lidmate stel. Hierdie uitdagings sal steeds in diepe afhanklikheid van ons Hemelse Vader moet geskied. Die groei, lewe en vooruitgang van 'n gemeente kan nie gemeet word aan die maatstawwe van die wêreld nie. Mag die Vader inderdaad die saad wat deur nietige mense gesaai word, laat groei.

SOLI DEO GLORIA



